SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 7 FEBRUARIE 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE ADV GG-AKTIWITEITSDAG MIDDAG

GG SENSUS SUID-AFRIKA

en

AMATEUR RADIO AFWYKING NA RUIMTEWANDELING WORD ONDERSOEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE ADV GG-AKTIWITEITSDAG MIDDAG

Die doel van die Antieke Draadloos Verlening se DV Gelykgolf Aktiwiteitsdag is dat deelnemers vanmiddag tussen 13:00 en 15:00 UTC (15:00 tot 17:00 SAT) soveel as moontlik amateurs op die 20, 40 en 80 m amateur bande kontak. Die aktiwiteit is op 14 000 tot 14 060 kHz; 7 000 tot 7 040 kHz en 3 510 tot 3 560 kHz. Jy kan deelneem as 'n Enkele Operateur, alle bande, lae krag (maksimum 100 W); Enkel Operateur, alle bande, QRP (maksimum 5 W); Enkel Operateur, enkel band, lae krag (maksimum 100 W) of Enkel Operateur, enkel band, QRP (maksimum 5 W).

Die uitruiling is 'n RST-verslag, jou naam en jou Ruit vierkant. Jy verdien 1 punt vir lae krag en 2 punte vir QRP. Dien jou logstaat voor 23:59 SAT op Vrydag 12 Februarie 2021 in by andyzs6ady@vodamail.co.za. Blaai na bladsy 99 van die 2021 Blouboek vir die reëls.

DIE BHF/UHF VIRTUELE WERKSWINKEL OP 20 FEBRUARIE

Die SARL en AMSATSA werk saam op Saterdag 20 Februarie 2021 om 'n virtuele BHF/UHF werkswinkel aan te bied op die BlueJeans-platform. Die werksessie sal van 10:00 tot 13:00 SAT aangebied word, gevolg deur 'n oop bespreking oor hoe amateur radio tot tegnologie bydra. Die bywoning van die werkswinkel is gratis vir SARL- en AMSATSA-lede en R50 vir nie-lede. Regis-

trasiebesonderhede en die program is beskikbaar op die SARL- en AMSATSA-webwerwe.

Die program bevat die Nuwe Generasie 2 Meter Bakens, die Kompleksiteit van Herhaler Stelsels vanuit 'n tegniese perspektief, die ontwerp van die AMSAT SA dubbel band Yagi en die verrigting daarvan en BHF/UHF-dongles vir SDR-werking.

GG SENSUS SUID-AFRIKA

Michael, ZS6MSW, sê dat ons vanaf 31 Januarie 2021 'n groeiende bevolking van Gelykgolf operateurs het. Ons het 61 amateurs wat gereeld op GG in die Republiek van Suid-Afrika is. My doel is om die roepseine en name in April vanjaar in 'n SARL-nuusbrief te laat publiseer om 'n historiese groei patroon te begin waarmee ons ons belang kan monitor. Dit sal 'n twee-jaarlikse sensus wees met 'n afsnydatum op 1 April 2021 vir die eerste helfte.

Die Long Eiland GG Klub in die VSA stel baie belang in ons ontwikkeling as 'n GG-land en vra of ek 'n eksemplaar aan hulle sal stuur wanneer dit gepubliseer word. Dus net 'n herinnering: as jy 'n SLEUTEL gebruik om gereeld op GG te kommunikeer en jou naam en roepsein wil publiseer as deel van 'n lopende projek, word jy daaraan herinner om my te e-pos by zs6msw@gmail.com.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

ARISS EN VENNOTE ONDERSOEK AMATEUR RADIO AFWYKING TYDENS RUIMTEWANDELING

Amateur Radio op die Internasionale Ruimtestasie (ARISS) en sy vennote is besig om probleme op te los oor wat die NA1SS-amateur stasie van die lug hou. ARISS het van die probleem bewus geword nadat 'n poging tot kontak met 'n skool in Wyoming, tussen ON4ISS op aarde en ruimtevaarder Mike Hopkins, KF5LJG by NA1SS, moes gestaak word toe geen afskakeling sein gehoor is nie. ARISS het vasgestel dat die probleem nie met die radiotoerusting aan boord van die ISS Columbus-module is nie.

ARISS-Internasionale voorsitter Frank Bauer, KA3HDO het verduidelik dat tydens 'n ruimtewandeling op 27 Januarie om buite kabels op die ISS Columbus-module te installeer, die koaks voerlyn wat 11 jaar gelede geïnstalleer is, vervang is met 'n ander gebou deur die Europese Ruimte Agentskap (ESA) en Airbus. Dit het twee bykomende RF-verbindings ingesluit om die Bartolomeo-loonvrag platform te ondersteun wat verlede lente op Columbus geïnstalleer is.

"Op 26 Januarie, voor die EVA [buite-ruimtetuig aktiwiteit], is ons volgende generasie-radiostelsel van Columbus afgeskakel en is die ISS-interne koaksiale kabel na die antenne van die ARISS-radio ontkoppel as veiligheidsmaatreël vir die EVA," het Bauer gesê. "Tydens die ruimtewandeling het 'n eksterne koaksvoerlyn met vier koppe die een met twee RF-verbindings vervang. Hierdie verandering is gemaak om ESA in staat te stel om ARISS en drie addisionele klante

met Bartolomeo te verbind, vergeleke met ARISS en een ekstra RF-klant," het Bauer verduidelik.

Met die voltooiing van die ruimtewandeling het die ISS-bemanning die ISS-amateur radiostasie op 28 Januarie weer aangeskakel, maar daar is ook nie 'n spraak herhaler of 'n outomatiese pakket herhaler stelsel (APRS) verslae gehoor nie en ook geen afskakel sein is gehoor tydens 'n gepoogde skool kontak nie. Bauer het gesê dat omdat die buite kabel nie 'n ARISS-kabel is nie, werk ARISS met ESA en NASA aan 'n pad vorentoe. "NASA het 'n Loonvrag Afwykings Verslag oor hierdie kwessie geopen. Ons het met die NASA- en ESA-verteenwoordigers gesels," het Bauer gesê.

DIE UITSLAE VAN DIE SOMER QRP-KOMPETISIE

Nege logstate is ontvang vir die Somer QRP kompetisie wat op Saterdag 23 Januarie gehou is. Die volledige uitslae word in HF Happenings 935 gepubliseer.

1ste Kobus Boshoff, ZS6BOS - 396 punte - Ultra-ligte stasie

2de Phillip van Tonder, ZS6PVT - 250 punte - Draagbare stasie

3de Danie Schnetler, ZS6DPS - 220 punte - Draagbare stasie

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar nie sonvlekke sigbaar nie en word daar nie sonfakkels verwag nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan bruikbare DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag - die AWA GG Aktiwiteitsdag

8 Februarie - die Wesrand ARK vergadering

13 Februarie - Wêreld Radio Dag

13 en 14 Februarie - die CQ WPX RTD en die PACC- kompetisies

14 Februarie - Valentynsdag

15 Februarie - die provinsiale skole open

16 Februarie - die PEARS en Grens ARK vergaderings

20 Februarie - die SARL en AMSAT SA virtuele BHF/UHF werkswinkel; die Highway en Magalies-ARK vergaderings

20 en 21 Februarie - die ARRL DX GG-kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die ADV GG Aktiwiteitsdag met aktiwiteit op 20, 40 en 80 meter is vanmiddag van 13:00 tot 15:00 UTC (15:00 tot 17:00 SAT) op die lug. Die uitruiling is 'n RST-verslag, jou naam en jou Ruitvierkant. Blaai na bladsy 99 van die 2021 Blouboek vir die reëls.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruin, ZS6JHB en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.